SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 20 JANUARIE 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met die weeklikse nuusbulletin.

Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat heengaan van Ian Parker, ZS4NJ, op Saterdag 12 Januarie in die ouderdom van 81 jaar aangekondig word. Ons innige meegevoel aan sy kinders, kleinkinders en ander familie.

POUSE.

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus:

TWEE RADIOAMATEURS DEEL DIE RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNING VIR 2001 INTEGNET KEER TERUG NOMINASIES INGESTUUR TE WORD VIR SARL EN TINUS LANGE 7066 TOEKENNINGS QSL-BURO SARL-WEDSTRYDE BARTG RTD TROY ARA LENTE-ONTWAKING GUANTANAMOBAAI QSL-BURO SLUIT LISENSIEAANMANINGS VANAF OKOSA NUWE ROEPSEINBOEK KLUBNUUS

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

TWEE RADIOAMATEURS DEEL DIE RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNING VIR 2001

Die Raad van Trustees van die Suid Afrikaanse Amateurradio Onwikkelingstrust het die wenners van die 2001 Siemens Radioamateur van die Jaartoekenninng bekend gemaak.
Hierdie toekenning word jaarliks aan 'n radioamateur gemaak wat 'n besonderse bydrae gemaak het aan die amateurdiens op 'n tegniese of ontwikkelingsbasis.

Vir 2001 is die toekenning gesaamentlik aan Bradley Phillips, ZS6BP, en Garth Wilson, ZR6CY, gemaak. Bradley sal die toekenning ontvang vir sy werk op die bekendstelling van I-foon en die ontwikkeling van die Internetradiogekoppelde projek. Die Raad het ook vir Bradley vir sy voortgesette ondersteuning van Integnet geloof. Garth Wilson, ZR6CY, het die toekenning ontvang vir sy volgehoue pogings om kommunikasievaardighede by die jeug te ontwikkel. Hy het tot op datum, op nie minder as 80 kampe van die Voortrekkers die Morsekode en basiese kommunikasievaardighede aangebied.

Die toekennings wat deur Siemens geborg word sal by die jaarlikse dinee van die SARL in April vanjaar oorhandig word. Geen toekenning is in die junior kategorie gemaak nie.

INTEGNET KEER VOLGENDE WEEK TERUG

Integnet sal volgende week terugkeer en sal elke laaste Sondag van die maand plaasvind. Dit is die gevolg van die geslaagde borgskapbod deur Telkom. Die maatskapy het R10 000 bygedra om die koste te bestry van die verbindings na die gasspreker en die konferensiebrug wat gebruik word om die skakeling tussen die verskillende herhalers in Suid Afrika te bewerkstellig. Die gespreksprogram sal bekend staan as die Telkom SARL Integnet.

Sluit by die SARL aan op Sondag 27 Januarie om 20:00 SAT vir 'n interessante bespreking oor Amateurradio op die Internasionale Ruimtestasie. Die gasspreker sal Lou McFadin W5DID wees. Lou is betrokke by die SAREX program Fase 3D en is verantwoordelik vir die toerusting aanboord van die ruimtestasie.

Klubs wat hulle herhalers wil laat koppel word genooi om besonderhede aan ZS6AKV by armi@intekom.co.za te stuur voor Vrydag van hierdie week. Verskaf asseblief die telefoonnommer wat gekoppel moet word en besonderhede van die kanaal waarop Integnet interaktief gedra sal word.

NOMINASIES INGESTUUR TE WORD VIR SARL EN TINUS LANGE 7066 TOEKENNINGS

Hierdie is 'n herinnering dat nominasies ingestuur moet word vir die nege SARL toekennings sowel as die twee Tinus Lange Tegniese Prestasietoekennings.

Die sluitingsdatum vir die indien van nominasies vir die SARL-toekennings is 20 Februarie 2002. Nominasies moet geadresseer word aan Die Sekretaris, SARL Jaarlikse Toekennings, Posbus 1721, STRUBENSVALLEI, 1735.

Die sluitingsdatum vir die indien van nominasies vir die Tinus Lange-toekennings is 31 Januarie 2002. Hierdie inskrywings moet geadresseer word aan: SARL Tinus Lange Toekenning, Posbus 1721, Strubensvallei, 1735.

Vir die volledige vereistes besoek die SARL se webblad by www.sarl.org.za, of kyk na vorige bulletins of versoek sarlnews@hotmail.com om dit aan u te stuur.

QSL-KAARTE

Luisteraars word daaraan herinner dat hulle nie die geriewe van die QSL-buro kan geniet as hulle nie lede van die SARL is nie. Die kaarte wat die buro van nie-lede ontvang sal wel gebêre word en indien die geadreseerde aansluit by die Liga sal dit aan hulle oorhandig word. 'n Belofte wat gemaak word om QSL-kaarte te stuur en so 'n belofte word nie nagekom nie, stel alle ZS-amateurs se goeie naam in gedrang. Moet dus nie sulke beloftes maak indien jy nie van plan is om hulle na te kom nie.

SARL WEDSTRYDE

Maartmaand is net om die draai en daar is twee SARL wedstryde beplan vir die maand. Die SARL HF-Velddag vind plaas oor die naweek van 9 en 10 Maart 2002 en die eerste been van die SARL BHF/UHF Wedtsryd vind plaas oor die naweek van 16 en 17 Maart 2002. Besoek die SARL webblad by www.sarl.org.za om die reëls van die twee wedstryde te bekom.

BARTG RTD

Plaaslike amateurs word aangemoedig om deel te neem aan die BARTG RTD Sprint kompetisie, wat volgende naweek plaasvind. Hierdie kompetisie word gereël deur die British Amateur Radio Teledata Group. Die kompetisie strek vanaf 12:00 op 26 Januarie, en eindig om 12:00 op 27 Januarie 2002, op alle nie-WARC HF-bande. Slegs 'n reeksnommer hoef uitgeruil te word gedurende die QSO. Daar is heelwat RTD-kompetisies gedurende die jaar, maar plaaslike deelnemers kan mens gewoonlik slegs op een hand tel. Kom ons verhoog plaaslike kompetisiedeelname op digitale modusse - RTD is 'n betroubare modus en betrek gewoonlik heelwat DX-stasies. RTD kan maklik opgestel word in die hok met behulp van 'n rekenaar, klankkaart en gratis sagteware soos MMTTY. Vir meer informasie oor die BARTG kompetisie, besoek www.bartg.demon.co.uk, maar informasie sal ook voor die tyd per pakketbulletin versprei word. 73 Jacques le Roux ZS1JY

TROY AMATEURRADIOASSOSIASIE LENTEONTWAKING

Die TARA PSK31 Rumble (die lenteontwaking)word onderskryf deur die Troy ARA en vind plaas vanaf 00:00Z tot 24:00Z, 20 April 2002. Slegs PSK31 word op 80, 40, 20, 15, 10 en 6 meter gebruik. Werk stasies slegs een keer per band. Ruil naam, staat/provinsie, DX stuur DXCC voorvoegsel. Werk 1 of 6 van die volgende katagorië: die Klubuitdaging, spesiale rëels hiervoor op die webblad hier onder, Normaal, 100 W maks., Groot, 20 W maks., Super, 5 W maks. Beginner of Kortgolfluisteraar. Finale telling is QSO's *(W + VE + JA + VK roepareas + 1 punt per DX insluitende jou eie).
Vermenigvuldigers tel eenkeer per band. Om geldig te wees moet puntetellings ontvang word via ons aanlynindienvorm wat tevinde is by : http:/www.qsl.net/wm2u/score.html of logstate per e-pos aan wm2u@n2ty.org teen die laaste inskrywingsdag op 18 Mei 2002. Logstate moet beskikbaar wees vir nagaan indien versoek word. Lees asb webreëls vir besonderhede by http://www.qsl.net/wm2u/rumble.html of http://www.n2ty.org.
Stuur inligting per e-pos aan Bill Eddy ny2u@n2ty.org of aan Ernie Mills, wm2u@n2ty.org.

GUANTANAMOBAAI QSL-BURO SLUIT

Die QSL-buro vir KG4 tweelettervoorvoegseloproepe in Guantanamo-baai is gesluit. Alle bedrywighede vanaf Guantanamo moet QSL_bestuurder inligting spesifiseer.

LISENSIEAANMANINGS VANAF OKOSA

Baie navrae is al by hoofkantoor ontvang ivm. lisensieaanmanings van OKOSA en volgens 'n woordvoerder het hulle probleme ondervind maar die aanmanings behoort hierdie week by lisensiehouers afgelewer te word.

NUWE ROEPSEINBOEK

Die nuwe roepseinboek word tans gedruk en daar word beplan om dit saam met

die Jan/Feb uitgawe van Radio ZS gedurende hierdie week te pos.

Hierdie is 'n gratis diens slegs aan lede van die SARL. SARL lidmaatskap is die enigste manier om hierdie roepseinboek te bekom. Dit is nou 'n goeie tyd om by die SARL aan te sluit en toegang te verkry tot al die dienste wat aan lede beskikbaar is.

KLUBNUUS

EERSTE VERGADERING VAN ALBERTON AMATEURRADIOKLUB

Die eerste vergadering van die Alberton Amateurradioklub vir 2002 vind plaas op die 26ste Januarie 2002 by die brandweerstasie in Swartkoppiesstr, Alberton om 15:00. Almal is welkom.
Registrasie vir die RAE-klasse vind plaas op die 9de Februarie 2002 ook by die brandweerstasie om 14:00

LICHTENBURG AMATEURRADIOKLUB

Lichtenburg amateurradioklub (LARK) het hul jaarvergadering op Woensdag 16 Januarie gehou. Die volgende nuwe kommittee is verkies Voorsitter: Eddie ZS6BNE Tessourier/sekretaris: Tienie ZS6MJM Adisionele lede: Dave ZS6DDU Slabbie ZS6BFY Jerry ZS6BTL Gert ZS6SMI Jannie ZR6BBX Kobus ZS6RPJ SARL wens die nuwe komitee voorspoed toe vir die komende jaar.

VRYSTAAT AMATEURRADIOBYEENKOMS

Die Bloemfontein Amateurradioklub bied op Saterdag 2 Februarie 2002 HAMFEST 020202 aan by hulle klubhuis by die Lugmagbasis Bloemspruit. Dit begin om 10:00 en sal sluit teen ongeveer 16:00.

Die vlooimark/kattebakverkoping, die Multisource Icom en Radio Accessories & Data Modems uitstallings, die verversingspunte en 'n springkasteel vir die kinders word in om om die grootsaal aangebied.

In die klubhuis gaan drie werkswinkels aangebied word. Bernie, ZS4TX, gaan die HF-sessie lei wat oor gelykgolf en kompetisies handel, Philip, ZS4PV, gaan 'n sessie lei oor satellietwerking asook DX op 2 meter en 70 cm en Nico, ZS4NS, gaan 'n sessie lei oor die 6 meterband.

Op die rugbyveld gaan antennas uitgeplaas word en die antennasleepwa ontwerp en gebou deur Martin, ZS4MS, kan besigtig word.

Almal word uitgenooi om die dag saam met ons deur te bring. Belangstellendes wat aan die vlooimark/kattebakverkoping wil deelneem, of verdere inligting soek kan Barney, ZS4AQZ, by 083 462 7507 of Dennis, ZS4BS, by 082 770 9126 kontak.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz; Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10:00 op 9750 en 21560 kHz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav ZS6BWN en gelees deur …………………… vanuit …………………….

U het geluister na ZS6SRL. Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal.